SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDA 25 NOVEMBER 2001

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met die weeklikse nuusbulletin. Die bulletin is ook op die webblad van die SARL beskikbaar by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde.

Hier volg die hooftrekke van vandag se nuus:

RUILHOEKIES IN ONREELMATIGE GEBRUIK

HANDVRYE GEBRUIK VAN AMATEURRADIO IN MOTORVOERTUIE

NOMINASIES VIR RAADSLEDE EN MOSIES VIR DIE ALGEMENE JAARVERGADERING

RUSTENBURG AMATEURRADIOKLUB KIES NUWE KOMITEE

SAATI MAANDVERGADERING

CENTURION AMATEURRADIOKLUB VLOOIMARK

OP DIE LUG LANGPAD-VRIENDSKAP NET

U luister na ZS6SRL, die nuus volg in besonderhede.

RUILHOEKIES IN ONREELMATIGE GEBRUIK

Dit het onder die aandag van die SARL gekom dat sekere amateurs verskeie van die ruilhoekies gebruik om nuwe amateurradio-apparaat op 'n gereelde basis te adverteer en te koop aanbied.. Sodoende word die regulasie ootree wat bepaal dat amateurradio en amateurradiobulletins nie vir persoonlike komersiële gewin gebruik mag word nie. OKOSA het dieselfde klagte ontvang en ondersoek reeds die aangeleentheid. Die radioamateurs is reeds geïdentifiseer.

Arrie Putter " WAARNEMENDE HOOF VAN DIE LISENSIEERING DEPARTEMENT " van OKOSA het in 'n skrywe aan die SARL sy besorgdheid aangaande die advertensies uitgespreek en die SARL vir kommentaar genader. Radioamateurs word vriendelik versoek dat hulle hulself sal weerhou van sulke gebruik van ruilhoekies.

HANDVRYE GEBRUIK VAN AMATEURRADIO IN MOTORVOERTUIE

Die verkeersreël wat die gebruik van selfone en tweerigtingradio-apparaat in motorvoertuie verbied, sonder die gebruik van handvryetoestelle, en die vergunning in die wetgewing, is nog steeds van krag. Voertuie wat voorsien is van 'n vaste mobile tweerigtingradio-installasie of handdraradios met 'n luidsprekermikrofoon is kwytgeskeld in die wetgewing en mag steeds gebruik word. Die minister se kantoor het tot op datum nie die vergunning herroep nie en ook nie vir verdere kommentaar aangaande die wetgewing gevra nie. Dus bly die vergunning van die bogenoemde gebruik steeds van krag tot verdere kennisgewing . Ongelukkig het verskeie klubs die afgelope tyd verkeerdelik gerapporteer dat

die vergunning nie meer van krag is nie. Daar steek geen waarheid in nie en die SARL sal U op hoogte van sake hou, sou daar enige verandering plaasvind.

NOMINASIES VIR RAADSLEDE EN MOSIES VIR DIE ALGEMENE JAARVERGADERING

Die volgende Algemene Jaarvergadering van die SARL word op 20 April 2002 gehou en ter voorbereiding van die geleentheid word nominasies en mosies ingewag. Daar is tans 6 vakatures op die Raad en volgens Reël 16.2 word nominasies gevra van lede van die SARL om die vakatures te vul. Indien meer as 6 nominasies ontvang word, sal 'n stemming gehou word. Elke nominasie moet die volgende insluit: 1. Volle name, roepsein en adres van die genomineerde. 2. 'n Amateurverwante CV van hoogstens 200 woorde. 3. 'n Ondertekende verklaring van die genomineerde dat hy/sy die nominasie sal aanvaar en op die Raad van die SARL sal dien, indien verkies. 4. Elke nominasie moet deur 'n voorsteller en sekondant onderteken wees. 5. Alleenlik volopbetaalde lede (Reël 16.3) van die SARL mag voorstel, sekondeer en genomineer word.. Die nominasies moet die Sekretaris nie later as 30 November bereik nie. Mosies vir voorlegging aan en bespreking by die Algemene Jaarvergadering van die SARL word vanaf lede ingewag. Elke mosie moet die volgende bevat: 1. 'n Duidelike beskrywing van die mosie. 2. 'n Motivering ter ondersteuning van die mosie. 3. Elke mosie moet deur 'n voorsteller en sekondant onderteken wees. Die mosies moet die Sekretaris nie later as 14 Desember 2001 bereik nie. Die nominasies sowel as die mosies moet geadresseer word aan: Die Sekretaris, SARL en gepos word aan Posbus 101465, Scottsville, 3209 of gefaks word aan 033 260 5586. Ander kontakbesonderhede is: Tel 033 260 5952 en e-pos zs5kd@futurenet.co.za.

RUSTENBURG AMATEURRADIOKLUB KIES NUWE KOMITEE

Tydens Rustenburg Amateur Radio Klub se algemene jaar vergadering wat op die 3 de November 2001 by Ok Henry Rood ZS6IIX se qth te Rietvlei plotte gehou is, is die volgende lede tot die kommitee verkies. Voorstitter: Henry Rood ZS6IIX Onder Voorsitter: Frans Keulder ZS6BXL Sekretaris: Erik Charslund ZS6AWS Tesourier: Hans Potgieter ZS6ALJ Lede: Leon Burger ZR6BUR en Grant Muller ZR6GVM Herhalers: Hans Potgieter ZS6ALJ Wedrenne en Spesiale geleenthede : Frans Keulder ZS6BXL Klubhuis: Erik Charlslund en Henry Rood ZS6IIX Sosiale Geleenthede: Grant Muller ZR6GVM Skakelbeampte: Leon Burger ZR6BUR SARL Ligaskakelbeampte: Henry Rood ZS6IIX

SAATI MAANDVERGADERING

Die SAATI maandvergadering vind plaas op Maandag 26 November 2001 om 19:30h vir 20:00h te Cantonnementslaan Lyttleton. Die onderwerp is klankkaart en ander sagteware vir amateurradiostasies. Dit aanbieding sluit ook in die nuutste Powerpoint demonstrasie vanaf Westmountain Radio. Die aanbieder is Egbert ZS6AZG. Almal is welkom, kom deel in die nuutste toepassings en sagteware asook die verversings.

CENTURION AMATEURRADIOKLUB VLOOIMARK

Die Centurion Amateurradioklub hou 'n vlooimark by die klubhuis op 1 Desember 2001 wat om 09:00 begin. Dit is op die hoek van Duncan en Prospectstrate geleë. Iets om te eet, koeldranke ens sal beskikbaar wees. Almal is welkom.

OP DIE LUG LANGPAD-VRIENDSKAP NET

In hierdie tye van verwarring gaan 'n groep amateurs, wêreldwyd, poog om lig in 'n redelik donker tonnel te bring. Hierdie nuwe op-die-lug vriendskap byeenkoms word Long Path Friendship genoem.

Die net begin Sondae om 14:30 UTC op 14,165 MHz met Alex K6HAE en K6WTZ in Kalifornië en John ZS6AN in Suid-Afrika as beheerstasies. Die stigters sê ons woon op 'n groot planeet en daar is genoeg natuurlike rampe om te bekamp en sommige deur mense gemaak en kan die bekwame en vriendelik radio-oparateur waardevolle bydrae lewer.

DUCIE- EILAND DXPEDISIE OP WEG GEKANSELLEER

Onstuimige see het verlede veroorsaak dat die Ducie-eiland Dxpedisie wat reeds vertraag was, op weg na die nuutste Dxentiteit, gekanselleer moes word. Ducie-eiland is in die Suid-Stilleosseaan geleë. Kan Mizoguchi, JA1BK, het op 19 November aangekondig dat die ekspedise 80 myl van sy bestemming omdraai omdat die spanlede onveilig gevoel het en na Pitcairneiland terugkeer. Dit was 'n groot teleurstelling vir die spanlede en Dxers wêreldwyd. Die Ducie loods, Bill Avery, K6GNK het gesê dat die span Pitcairn op 22 November per vliegtuig na hulle ondrskeie bestemmings sal verlaat. Voor hulle vertrek sal die twee dokters met die eilandbewoners gesels oor mediese sake want daar is nie 'n dokter op die eiland nie. JA1BK het die span se antennas, maste
en twee kragopwekkers aan die Pitcairn Island Amateur Radio Association geskenk vir gebruik deur toekomstige ekspedisies. Voorspellings het aangedui dat golwe van 3 meter te wagte kan wees. Die skip se masjien moes elke paar uur afgeskakel moet om die filter skoon te maak. Daarom sou dit 'n waagstuk wees om aan land te gaan. Die span het gehoop om betyds te wees om te begin werk met die roepsein VP6DI. Ducie-eiland is as die 335ste DXCC entiteit op 16 November aanvaar toe die IARU die Pitcairn Island Amateur radio Association lidmaatskapaansoek eenparig aanvaar het. Alle kontakte met Ducie na 16 November sal as DXCC krediet gereken word.

KD5OPQ DOEN EERSTE RUIMTEWANDELING, NUWE IRS SPAN KOM AAN

Internasionale ruimtestasie ekspedisie 3 se bevelvoerder Frank Culbertson, KD5OPQ, en loods Vladimir Dezhurov het 'n 5-uur ruimtewandeling onderneem. Hulle het die PIRS buite verbindingskompartement op die IRS aangebring. Vlugingenieur Mikhail Tyurin het binne die IRS hulle dopgehou en die robotarm gestuur sodat TV beelde vir die vlugbeheerders by Housten en Moskou verskaf kon word. Die IRS Ekspedisie 4 spanlede, die bevelvoerder Yuri Onufrienko en vlugingenieurs Dan Bursch, KC5PNU, en Carl Walz, KC5TIE word op 29 November in die pendeltuig Endeavour gelanseer. Aanboord sal ook

nuwe amateuradio-antennas wees. Die nuwe antennas sal rondom die kant van die diensmodule aangebring word. Dit sal op die HF en mikrogolf frekwensies gebruik word. Die HF antenna is van buigbare metaalband gemaak vir 10 meters en moontlik 15 en 20 meters. Die IRS wentelbaan se gemiddelde hoogte is 247 statuutmyle bokant die aarde. Vir meer inligting oor die IRS besoek die NASA Human Space Flight webwerf by: http://spaceflight.nasa.gov/. (Die ARRL is die bron).

HERINNERINGE

Het jy enige nominasies vir raadslede of mosies vir die AJV ingedien. Het jy reeds jou gegwens vir die nuwe roepseinboek aan die SARL HK gestuur?

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio te stuur aan: gth@freemail.absa.co.za. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans en Engels en stuur dit vroeg in die week.

Kom neem ook deel aan die volgende aktiwiteite: Die President se Net, Sondae om 12:00 op 7082 kHz; Amateur Radio Mirror International op Sondae om 10:00 op 9750 en 21560 kHz, wat Maandae om 20:00 op 3215 kHz herhaal word. SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig. Hierdie bulletin is saamgestel en gelees deur Marten ZS6ZY wat na byna 12 jaar die bulletindiens verlaat. Baie dankie aan almal se samewerking wat oor die jare nuusitems vir die HK bulletin ingestuur. Verwyder asb die volgende e-posadres
uit jou adreslys: sarlnuus@mweb.co.za. U het geluister na ZS6SRL. Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe. Totsiens almal.

1

4